# Hoe glansryk blink die Môrester

372

Hoe glans - ryk blink die Mô - re - ster,
hoe hel - der skyn die lig van ver
in don - ker aard - se nag - te!
O Ster uit Ja - kob wat ook my
met hier-die won - der - lig ver - bly,
ek is u dag te wag - te.

1 1b 2 3

X Lied :

1(b)



Chris - tus Je - sus,

U wat le - we,

hoor my lied en

hoor my be - de:

O be - straal my pad met vre - de!

372

2

Sy ster het eenmaal hoog geskyn,
geskitter toe die Heer verskyn
in daardie nag van nagte.
Die eng'le het hul lied gesing,
die blye tyding oorgebring:
Sy volk is heil te wagte!
Christus Jesus,
Lig en Lewe,
hoor my lied en
hoor my bede:
O bestraal my pad met vrede!

3

O Môrester wat ons verlig,
voor wie die nag eens sal moet swig,
ons weet dié dag kom nader -
die dag waaraan geen einde is
en ons as uitverkorenes
vergader by die Vader!
Christus Jesus,
o verlig my,
leer my, rig my,
Vors van ere!
Kom, ja, kom, ons wag, o Here!